# Gallo

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie



'n Tweetalige bord in 'n moltreinstasie in Rennes

| Gallo<br>Galo | |
|---|---|
| Gepraat in: | Frankryk |
| Gebied: | Bretagne |
| Totale sprekers: | 28 000 |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Romaans<br>Wes-Romaans<br>Galloiberies<br>Galloromaans<br>Gallorhaeties<br>Oïl<br>**Gallo** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | - |
| ISO 639-2: | - |
| ISO 639-3: | - (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=-) |




**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

**Gallo** (*Galo*) is 'n streektaal van Frankryk, wat veral in die oostelike Bretagne gepraat word. Gallo behoort - in teenstelling met die Keltiese Bretons - tot die Romaanse Oïl-taalfamilie en is derhalwe nou verwant aan ander Noord-Franse streektale soos Normandies, Pikardies en Pointevin-Saintongies. Gallo het vermoedelik ná 1000 as 'n selfstandige dialek ontwikkel.

Die naam Gallo is moontlik afgelei van die Bretonse *gallaoued*, wat na die geromaniseerde Galliese inwoners van Bretagne verwys.

Desondanks sy tradisie as 'n literêre taal is Gallo beperk tot sy rol as omgangstaal en medium vir toneelopvoerings en inheemse musiek. Een van die moltreinstasies in die Bretonse hoofstad Rennes maak gebruik van tweetalige aanwysings in Frans en Gallo, maar anders bly Gallo in sy eie taalgebied meesal onsigbaar.

Danksy die Gallo-taalbeweging geniet die taal sedert die sewentigerjare erkenning in die plaaslike openbare lewe. Onderwysers kan die amptelike *Certificat d'Aptitude à l'Enseignement du Gallo* verwerf om hulle as Gallo-onderwysers te bekwaam. Gallo is nou 'n opsionele skoolvak vir hoërskool-leerlinge.

Die woordeskat en grammatika van Gallo toon 'n sekere invloed van Bretons, maar is oorwegend van die Latynse en Gallo-Romeinse taal oorgeërf.

## 'n Vergelyking van die Franse en Gallo-woordeskat

| GALLO | FRANS | AFRIKAANS |
|---|---|---|




'n Tweetalige aanwysing in 'n moltreinstasie van Rennes

| | | |
|---|---|---|
| **anoet** | **aujourd'hui** | **vandag** |
| **betunae** | **fumer** | **rook** |
| **biq** | **chèvre** | **bok** |
| **chapèu** | **chapeau** | **hoed** |
| **desort** | **sortie** | **uitgang** |
| **esteill** | **étoile** | **ster** |
| **fórmaij** | **fromage** | **kaas** |
| **nouna** | **non** | **nee** |
| **ostèu** | **maison** | **huis** |
| **us** | **porte** | **deur** |

| | |
|---|---|
| | **Italiese tale** |
| **Italiese groep** | Oskies \| Umbries \| Faliskies \| Latyn |
| | **Romaanse tale** |
| **Iberoromaans** | Aragonees \| Asturies \| Galicies \| Katalaans \| Ladino \| Leonees \| Portugees \| Spaans |
| **Galloromaans** | **Langues d'oil:** Frans \| Gallo \| Lorreins \| Normandies (Auregnais \| Guernésiais \| Jèrriais \| Sercquiais) Pikardies \| Champenois \| Waals \| Anglo-Normandies<br>**Oksitaans:** Aranees \| Auvergnat \| Gaskons \| Languedokies \| Limousin \| Provensaals<br>Frankoprovensaals |
| **Galloitalies** | Lombardies \| Monegaskies \| Piëmontees \| Venesiaans |
| **Retoromaans** | Romansch \| Ladinies \| Friulaans |
| **Italoromaans** | Dalmaties \| Italiaans \| Napolitaans |
| **Suid-Romaans** | Korsikaans \| Sardies (Campidanies, Galluraans, Logudories, Sassaries) \| Sisiliaans |
| **Balkanromaans** | Aroemeens \| Istro-Roemaans \| Meglenoroemaans \| Roemeens |
| **Romaanse Kunstale** | Interlingua \| Interlingue \| Lingua Franca Nova |

| | |
|---|---|
| **Normdata** | BNF: cb11971237f (https://catalogue.bnf.fr/ark:/12148/cb11971237f) (data) (https://data.bnf.fr/ark:/12148/cb11971237f) |